SUID-AFRIKAANSE RADIOLIGA NUUS VIR SONDAG 24 OKTOBER 2021

Goeie môre en welkom by die weeklikse nuus uitsending van die Suid-Afrikaanse Radioliga, gelees deur ______________________________ (jou naam, roepsein en QTH)

Die Suid-Afrikaanse Radioliga saai elke Sondag nuus bulletins in Afrikaans sowel as Engels om 08:15 en 08:30 Sentraal Afrika Tyd onderskeidelik uit op HF sowel as op verskeie BHF- en UHF-herhalers. Hierdie uitsendings word ook via Echolink herlei deur Johan, ZS6JPL. Die oudio bulletins kan afgelaai word vanaf die Liga webwerf by www.sarl.org.za, terwyl die teks bulletins by https://sarlnewsbulletin.wordpress.com/ afgelaai kan word. Om by die Mailchimp bulletin e-poslys aan te sluit, stuur 'n e-pos aan die SARL Sekretaris.

In die Nuus vandag:

DIE NASIONALE GG SPOED WEEK VANAF VANDAG TOT SATERDAG

DIE SARK PRAAT TEGNIES KRAG UUR OP 27 OKTOBER

en

BACAR OM TE VLIEG OP 30 OKTOBER

Bly ingeskakel vir meer inligting oor hierdie en ander interessante nuus items.

Ons begin die nuus met die nuus van 'n stil sleutel.

Dit is met hartseer dat ons aankondig dat die sleutel van Johann J Loubser, ZS1ZE, op Donderdag 7 Oktober 2021 stil geword het nadat hy die stryd teen kanker verloor het. Hy was 'n bekende lid van die Boland Amateurradioklub. Ons betuig ons innige meegevoel met sy familie en vriende.

POUSE

Jy luister na nuus uitsending van die Suid-Afrikaanse Radioliga.

DANKIE VIR CQ HOU KOERS EN JAMBOREE OP DIE LUG

'n Groot woord van dank aan al die radio amateurs wat die afgelope naweek tyd en moeite geneem het om die Padvinder, Gidse en Voortrekkers te ondersteun tydens CQ Hou Koers en Jamboree op die Lug! Jy het iets ontsagwekkend gedoen!

DIE NASIONALE GG SPOED WEEK VANAF VANDAG TOT SATERDAG

Die National GG Spoed Week het vanoggend Sondag 24 Oktober om 04:00 UTC (06:00 SAT) begin en eindig om 16:00 UTC (18:00 SAT) op Saterdag 30 Oktober 2021. Die aktiwiteit vind plaas op 80, 40 en 20 meter en jy mag nie dieselfde roepsein meer as EEN keer op elke band werk nie. Die idee is om soveel moontlik kontakte te maak binne 'n kalender tydperk van 7 dae; die doel is om alle kontakte op die RaDAR Sport Log, ontwikkel deur Eddie, ZS6BNE, in te dien. Besoek www.radarops.co.za/zsportal, jy benodig 'n aanmeld-PIN vanaf

Eddie om deel te neem. Met die PIN kan jy jou eie logboek wysig as jy 'n fout begaan het.

Die kriteria vir die week sal wees - GG wat met 'n paddle of 'n reguit sleutel gestuur word, niks minder as 20 wpm karakter-spoed of vinniger nie, sal jou in staat stel om deel te neem. Jy moet in die kommentaar-kolom op die logstelsel verklaar watter soort sleutel jy gebruik het - reguit of paddle. Die Radar-stelsel genereer self die punte, dit wil sê, twee bevestigde QSOs lewer elk twee punte en 'n QSO sonder 'n bevestiging gee jou een punt. Die idee is dus om te verseker dat jou vriende op die stelsel indien om die dubbele punte te verdien. Gedurende die week kan enigiemand te eniger tyd sien wie met wie gepraat het, hetsy in teksvorm op die RaDAR-stelsel of op 'n staafgrafiek-formaat op dieselfde stelsel. Almal teken op een plek aan; verfris net jou skerm om die nuutste gebeurtenisse te sien.

DIE IARU STREEK 1 KONFERENSIE EN WERKWINKEL

Die 'Vorming van die Toekoms'-werkswinkel is sedert Saterdag 16 Oktober besig. Die werk van hierdie werkswinkel is gister afgesluit met Module 6: aksies, mylpale, aflewerings en tydskale. Vir die konferensie het Komitee 2 gistermiddag die Streek 1 begroting afgehandel.

Die Sluitings Vergadering word vanmiddag om 15:00 SAT gehou met die C2-verslag aan die konferensie, die verkiesing van die nuwe UK, die stemming vir die venue vir die volgende konferensie en die verslag van die G2BVN-komitee aan konferensie.

Jy luister na   nuus uitsending van die Suid-Afrikaanse Radioliga.

DIE SARK PRAAT TEGNIES KRAG UUR OP 27 OKTOBER

Is jy geïnteresseerd of ervare in Radio Jakkalsjag? Dan is hierdie een vir jou. Die Sandton ARK Praat Tegnies Krag uur onderwerp vir Oktober is "Jakkalsjag - ervarings, wenke en truuks" en almal, hetsy nuweling of veteraan, word uitgenooi om deel te neem en by te dra tot die bespreking. Die net vind plaas om 19:00 SAT op Woensdag 27 Oktober op die Sandton 145,700 MHz herhaler en vir diegene wat verder weg is, kan jy via Echolink met die ZS6STN herhaler skakel.

BACAR OM TE VLIEG OP 30 OKTOBER

Die Secunda Amateurradioklub lanseer op Saterdag 30 Oktober 'n Ballon wat Amateur Radio dra (bekend as die BACAR-projek). Verskeie interessante loonvragte word voorberei, waaronder die nuwe AMSAT-SA AfriCUBE lineêre transponder, Stadig Aftas TV, 'n kruisband FM-herhaler en 'n ioon-dryfkrag wetenskaplike eksperiment. Amateurs van verskillende Klubs is by hierdie projek betrokke.

Ongelukkig het die Klub nie vir SARL Nuus ingelig oor die frekwensies wat gebruik sal word nie. Die Klub kan gekontak word via e-pos secradio@jenny.co.za vir meer inligting.

KOMPETISIE NUUS

Die CQ WW DX ESB kompetisie is 'n aktiwiteit van 48 uur wat op 30 en 30 Oktober 2021 plaasvind, terwyl jy die wêreld op 160, 80, 20, 20, 15 en 10 meter kan werk. Die uitruiling is 'n realistiese RS -verslag en jou CQ-sone, vir Suid-Afrika, dit is Sone 38. Onthou die nuwe jeug-kategorie. Vind al die reëls by https://www.cqww.com/. Die CQ WW DX GG kompetisie vind op 27 en 28 November 2021 plaas.

Ongelukkig is 'n skamele vyf logstate ontvang vir die Lente QRP kompetsie wat op 9 Oktober 2021 plaasgevind het. Willy Williams, ZS5WT, het 'n foon QSO met FR4TS op die Reunion Eilande, 2 835 km daarvandaan, aangemeld. Die QSO is op QRZ bevestig.

1ste Kobus Boshoff, ZS6BOS - 720 punte, ultra-ligte draagbare stasie met tuisgeboude ontvanger

2de Willy Williams, ZS6WT - 276 punte, draagbare stasie

3de Johannes van Zijl, ZS4DZ - 64 punte, tuis-stasie

4de Pieter Marais, ZR6CCL - 44 punte, tuis-stasie

5de Gawie Hoon, ZS5R - 4 punte, tuis-stasie

Kry al die uitslae in HF Happenings 968

HF VOORTPLANTINGSVOORSPELLING

Hannes Coetzee, ZS6BZP, berig dat die verwagte sonaktiwiteitsvlak laag gaan wees. Tans is daar 'n aantal sonvlekgroepe sigbaar en daar is 'n moontlikheid van 'n verskeidenheid van sonfakkels. Diegene wat hulle eie frekwensievoorspellings wil doen, kan 'n verwagte effektiewe sonvlektelling van 17 vir die week gebruik. Radio amateurs kan veral laatmiddag goeie DX openinge op die 10 tot 30 m bande verwag. Besoek gerus die webtuiste spaceweather.sansa.org.za vir meer inligting.

Laastens 'n dagboek van 'n paar komende gebeure

24 tot 30 Oktober - die Nasionale GG Spoed Week

25 Oktober - Voorleggings vir die 2022 Blou Boek

30 Oktober – die BACAR vlug

30 en 31 Oktober - die CQ WW DX ESB kompetisie

6 November - die RaDAR-uitdaging

11 November – Wapenstilstandsdag

11 tot 14 November – ZS18MOTH

13 en 14 November - die SARL VHF/UHF Analoog kompetisie en die WAE RTD kompetisie

Om die bulletin mee af te sluit, ‘n opsomming van ons hoof berig:

Die National GG Spoed Week het vanoggend Sondag 24 Oktober om 04:00 UTC (06:00 SAT) begin en eindig om 16:00 UTC (18:00 SAT) op Saterdag 30 Oktober 2021. Die aktiwiteit vind plaas op 80, 40 en 20 meter en jy mag nie dieselfde roepsein meer as EEN keer op elke band werk nie. Die idee is om soveel moontlik kontakte te maak binne ’n kalender tydperk van 7 dae.

Dit bring ons aan die einde van hierdie bulletin.

Die Suid-Afrikaanse Radioliga se nuus diens nooi klubs en individue uit om nuus brokkies van belang vir radio amateurs en kortgolf luisteraars in te dien. Plaas nuus berigte indien moontlik, in beide Engels en Afrikaans op die Suid-Afrikaanse Radioliga webtuiste onder die ’news inbox’ skakel nie later as die Donderdag wat die bulletin datum vooraf gaan nie.

Luister elke Sondag oggend om 10:00 Sentraal Afrika Tyd na ”Amateur Radio Today.” Daar is herleiding op 7 082 kHz laer syband deur Louis, ZS5LP en verskeie herleidings op BHF en UHF frekwensies regoor Suid-Afrika. ’n Heruitsending aangebied deur Andy ZS6ADY vind op Maandae aande om 19:30 Sentraal Afrika Tyd op 3 620 kHz plaas.

Ons ontvang graag jou sein rapporte, kommentaar en voorstelle, stuur ’n e-pos aan artoday@sarl.org.za.

Jy het geluister na ’n nuus uitsending van die Suid-Afrikaanse Radioliga, geskryf deur Dennis Green, ZS4BS, geproeflees deur Deon Erwin, ZS1ZL en gelees deur ....................................

Van die Nuusspan, die beste wense vir die week vorentoe.